# AKSIE LIEFDE



## TWEE VIR DIE PRYS VAN EEN

Ja, twee verhale
van volle lengte
in één uitgawe

Nog 'n treffer
uit die R P-stal

## LEES WAS NOG NOOIT SO LEKKER

ELKE MAAND —
AKSIE en AVONTUUR
uit die wêreld van die
speurder, die spioen
en die skurk

LIEF en LEED
wat u sal aangryp omdat
dit geneem is uit die lewe
soos u dit ken






TYD VIR WEERWRAAK
HULLE HET VEGTER GESOEK. EN TOE HULLE HOM KRY, HET HULLE GEWENS HULLE HÉT NIE...
GRENS 165


ROCCO DE WET, GRENSVEGTER, IS GEWOND. HY VLUG VOOR SY AGTERVOLGERS UIT...VAN ANGOLA TOT OOR DIE GRENS VAN ZAÏRE.
Ek sal nie meer lank kan aanhou nie.
GRENS 165
3


Ek moet rus...beter mediese behandeling kry.
HULLE BLY SOOS BLOEDHONDE OP SY SPOOR...'N ELITE-KORPS VAN KUBANE WAT NET EEN DOEL VOOR OË HET: OM HIERDIE GEDUGTE BOEREVEGTER UIT TE WIS.
Ons haal hom in, kamerade. Dis duidelik sy wond keil hom op.




En hy bloei. Kyk byvoorbeeld hier...die bloed het pas gestol.
Voor die son sak het ons hom!


HULLE WORD AANGEVOER DEUR 'N KUBAAN WAT IN AFRIKA NET AS MAJOOR BARAK BEKEND STAAN. EN DIS 'N NAAM WAT GEVREES WORD...
Ons is in Zaïre.
6


Ek hoop net dit skep nie probleme nie.
Voorwaarts, kamerade. Laat ons klaarkry. Vat die spoor!
7


HULLE PRAAT NIE VERDER NIE. HUL OË EN ORE IS OOP, HUL VINGERS TEEN DIE SNELLERS VAN HUL WAPENS.
INTUSSEN...
Die laaste druppels...




Nou is hy leeg!
As ek wil bly leef, moet ek water kry...


En ek moet hulle doel-
treffend afskud!
Ek weet nie eens hoeveel
van hulle daar is nie. Maar
hulle is 'n oormag...en hul-
le het 'n knap spoorsnyer.
TWEE KILOMETER VERDER VREET DIE
DORS EN DIE HETE TROPIESE SON AAN
SY VERSWAKTE LIGGAAM.




My bene...hulle het
sommer meegegee!
Maar ek moet op
...óp...


HIERDIE KEER IS WILSKRAG ALLEEN NIE GENOEG NIE. ELKE MENS HET 'N PERK WAT HY NIE KAN OORSKRY NIE.
'N VOERTUIG DREUN NADER. SY BESTUURDER SIEN DIE MAN LÊ EN HY DRAAI UIT DIE PAD.




Maar dis dan 'n witman, Pa!
En hy het 'n uniform en 'n wapen...
JOCK LE CRUZ EN SY DOGTER TRIX IS NAKOMELINGE VAN AFRIKANERS WAT IN DIE VORIGE EEU NA DIE DESTYDSE BELGIESE KONGO GEËMIGREER HET, WAAR HULLE STEEDS BOER.
Ek hou nie hiervan nie... die man is geskiet, en die mense wat dit gedoen het, moet iewers wees.
Ons kan hom nie hier laat nie, Pa.


Hy leef. Hy haal
asem...
Maar hy is baie bleek,
en die verband is vol
blœd.




Hy het dalk oor die grens ge-
kom...gevlug. Dit beteken hy
kan 'n Suid-Afrikaner of Suid-
wester wees wat met Swapo
slaags was.
Sy pols is sterk. Ek
dink hy sal leef, as
ons hom help.


Help dan, Pa, dat ons hom in die bussie kry.
Natuurlik! Dit lyk in elk geval nie of iemand anders op die oomblik in die omgewing is nie.
VEGTER IS SLEGS VAAG BEWUS DAARVAN DAT IEMAND HOM OPHELP, EN ASOF DIT KILOMETERS VER IS, HOOR HY DIE EFFENSE GEBROKE STEM VAN 'N OU MAN EN DIE HELDER EN JONG STEM VAN 'N VROU.




Hy lyk na iemand van die Germaanse ras...nie na 'n Spanjaard of Portugees nie.
Maar hy kom uit Angola ...dis seker. Ek wonder of hy 'n Boer kan wees.


Hy het in elk geval dringend hulp nodig, Pa.


En dit sal hy kry. Jy is mos 'n opgeleide verpleegsuster.




DIE AGTERVOLGERS IS NET BETYDS OM DIE BUSSIE TE SIEN VERDWYN, EN HULLE LUISTER NA SY WEGSTERWENDE GEDREUN, EN DIE SONBESIES IN DIE BOME...


Wat dink jy, kameraad majoor?
As hulle Grensvegter opgelaai het en ver met hom ry, gaan ons sukkel om hom te vind.


HULLE STAP VERDER.
Hier het die bussie stilgehou.


Wat sê die spore verder?




Grensvegter het hier geval. Hulle het hom opgehelp.


So, dan is hy in daardie bussie.
Alles dui daarop, majoor.


Wel, manne, dis nou jammer. Ons het hom byna gehad. Maar wegkom gaan hy nie. Dis nou maar klaar.
HULLE BRING VEGTER NA TRIX LE CRUZ SE GOED TOEGERUSTE KLINIEK OP HUL PLAAS IN ZAÏRE, WAAR SY DADELIK AANDAG AAN HOM GEE.
Die koeël het hom skrams getref...gelukkig nie sy bors binnegedring nie.




Maar as hy nie hulp gekry het nie, sou hy dalk gesterf het.
In elk geval, hy lyk sterk en gesond. Hy sal leef.


SY OË GAAN OOP. HY SIEN DIE JONG, BLONDE VROU ASOF DEUR 'N WAAS... MAAR SY LYK NIE VIR HOM SOOS 'N VYAND NIE.
Wie jy ook al is ...dankie...




My naam is Trix... Trix le Cruz...en jy het Afrikaans gepraat.
Ons is ook Afrikaners, maar ek is in Zaïre gebore. Pa ook. Oupa en Ouma het hierheen getrek en met hierdie plaas begin.
Dan weet ek ek is in goeie hande.


Ons Boere sorg vir mekaar.
En jy hoef nie bekom-merd te wees nie. Nou moet jy dié drink.




HY KOM REGOP, ONDANKS HAAR BESWARE.
Ek makeer niks nie. Ek voel net effens swak. Ek was al in 'n ernstiger toe-stand as dié.
Ek sal vir jou gee. Maak oop jou mond.
Hoe is jou naam? Jy kan maar sê.


Rocco de Wet...maar hulle noem my Grensvegter.
Aha...weet jy, ek het amper so iets begin vermoed. Ek het al beskrywings van jou gehoor ...en ons weet hoe 'n gevaarlike vegter jy is. Jy is oral beroemd ...tot in Zaïre!




Daardie middel sal jou laat rus. Jy het dit nodig. Tot later, Rocco...
TRIX BETRAP HAAR KORT DAARNA DAT SY MET MEER BELANGSTELLING AS GEWOONLIK NA HAARSELF IN DIE SPIEËL KYK.
Waarom is dit? Omdat hý hier is...?


Wat is dit?


Blankes...met wapens en in uniforms...en Pa is by hulle!




Ek soek 'n man, senor ...met 'n uniform. Hy is gewond.


Ek het niemand gesien nie...


Moenie lieg nie, senor.
Wie is jy in elk geval, meneer...jý wat Spaans met my praat? Dis nie ŉ taal wat dikwels in Zaïre gehoor word nie.




Of het julle oor die grens gekom? In daardie geval oortree julle mos die landswet. Ons in Zaïre het niks met die stryd in Angola te doen nie.
Senor, laat die vrae maar aan my oor. Ek soek ŉ man wat homself Grensvegter noem.


En as jy sê hy is nie hier nie, het jy mos niks te vrees nie. Laat my en my manne in elk geval toe om te kyk. Kry ons hom nie, gaan ons met vrede. Kry ons hom, sal ons ...dalk onthou wie gelieg het.


Dis my eiendom, menere. Hier laat ek andere toe om te doen wat ék wil.




Niemand krap my plek om...
Senor, sien jy die gaatjie voor in my geweer? Daar kom 'n baie gevaarlike koeël daaruit, en hy maak dood...


TOE IS DAAR 'N ANDER STEM...EN DAAR IS GEEN WEIFELING DAARIN NIE.
Senors...as julle my pa skiet, sal julle nie lewe nie.


Ek waarsku julle...ek hanteer 'n geweer van-dat ek klein is.
Ek is 'n bobaas-skut. Julle het my pa gehoor.




A senorita...jy sal miskien sommige van ons doodskiet, maar jý sal ook sterf!
Dis moontlik, senor. Maar jy sal nie leef nie. Ek skiet jou eerste, en ek sal dit doen selfs al tref 'n koeël my.



Laat sak jul lope, kamerade. Ek sal met die meisie praat.
Sjoe, my bluf slaag ...of slaag dit nie?
Ons soek na 'n moordenaar, senorita, en ons dink hy kan dalk hier iewers wees.






Ons is nie vriende met moordenaars nie, senor. Ek dink julle moet liewer gaan en hom op 'n ander plek soek.
Ons gaan, maar ons kom dalk terug.
Liewer nie, senor. Ons verwag 'n afdeling soldate nou-nou hier. Ek dink hulle sal nie daarvan hou om te hoor dat vreemdes die grens onwettig oorgesteek het nie.


Ons loop, kamerade.
Ons verspil ons tyd.
My dapper dogter!
Wat kon ek anders doen, Pa?
40


Pa het my mos grootgemaak, en Pa sou dieselfde gedoen het.
Hoe goed ken ons nie mekaar nie...!
Maar nou weet ek ook wie by ons is. Daardie legendariese man...
Ek weet, Pa. Hy het my gesê, maar ek het nog nie kans gehad om Pa te vertel nie.
41


VEGTER IS DEUR DIE DOWWE, OPGEWONDE STEMME GEWEK.
Kubane!
My wapens...
Hulle is nie hier nie!




Daar...hulle loop jou wrintie!
TOE TRIX KORT DAARNA OPDAAG, HET HY REEDS GAAN LÊ, SY BENE NOG SWAK.


Ek wil my wapens hê, Trix. Ek het daardie Kubane gesien. Hulle is my vyande.


Jy is nog te swak om nou al weer te veg, Rocco. Môre miskien...




Intussen is jy my pasiënt en jy maak soos ek sê. Jy het rus nodig.


Daardie gespuis sal terugkeer, Trix, en hierdie keer sal hulle hulle nie laat stuit nie.


Ek glo nie.
Luister, hulle is op my spoor. En hulle sal my agtervolg tot ek dood is ...of nie een van hulle oor is nie.
Dis mos ver-skriklik!
Dis die waarheid, en ...die waarheid is nie altyd maanskyn en rose nie.




Ons sal wag hou, Rocco ...ek en Pa...en ons sal die volk ook vra.
Intussen bly jy in die bed tot ék anders sê.


Rus nou, soos ek gesê het.
Jy's 'n harde-kop!
Sy's uit.




Ek voel al beter...maar ek moet erken...ek het die rus nodig om te her-stel.
Maar hulle is daar... en hulle weet wat hul-le doen...
En hulle sal hulle nie om die bos laat lei nie.


'N DAG GAAN VERBY...NOG EEN...EN HULLE IS STEEDS IN DIE OMGEWING.


Hoe lank gaan ons nog wag, majoor?
Ons hou die huis en geboue dop. Hy sal die een of ander tyd uitkom...




As hy daar is en nog lewe, majoor.


Hy sal lewe. Ek wil net nie die ou man en die meisie sommer doodskiet nie. Ons is in 'n vreemde land en dit kan lol.


In elk geval...een van ons moet daardie huis altyd dophou sonder dat hy gesien word...


VEGTER VOEL WEER FIKS.
Dis tyd dat ek gaan, Trix.
Bog! Jy is nog siek en jy is nog mý pasiënt.




En jy kan mos maar 'n ruk kuier.


Wat is daar tog wat jou jaag? Jy het mos self gesê jy het kind nòg kraai.
Maar ek het my werk...


Hallo, julle...
Koffie?
Dit sal wel-kom wees...




Ek vrees, Rocco, sake lyk nie goed nie...
Hulle is nog steeds daar ...in die bosse...en hulle hou die huis dop.


Ek verstaan. Hulle doen dit omdat hulle dink ek is hier. Hulle wag dat ek te voorskyn moet kom...


Waarheen gaan jy nou, ou seun?




Dis mý oorlog, oom.
Rocco...moenie uitgaan nie! Dis te gevaarlik!


Ek sal dit tog moet doen... die een of ander tyd. Onthou net: solank ek hier skuil, is júl lewens ook in gevaar.


Ons skrik nie vir gevaar nie.
Maar hierdie keer is dit anders. Dis mý oorlog.
En moenie so bekommerd lyk nie. Ek is gewoond aan hierdie soort ding. Dis my lewe...en dis hoe ek dit verkies om te lewe.




Ek gaan kyk wat daar aan die gang is. Hou maar die koffie reg...
Jy moet maar nie te lief vir hom word nie, Trix...


Jy het gehoor wat hy gesê het...hy is 'n eenman-soldaat wat van gevaar lewe. Sulke mense leef gewoonlik nie baie lank nie.


Ek wens hy wil aftree, Pa. Die plaas is groot...en daar is ook ander goeie plase in die omgewing waarop hy kan gaan woon...




DIE STILSITTERY BEGIN GELEIDELIK OP HUL SENUWEES WERK.


Gaan ons ooit weer terug na Kuba, majoor?



Eendag, kameraad...eendag. Wat mý betref, ek is nie baie haastig nie. Daar is ek 'n niks met 'n nietige salaris. Hier is ek darem 'n majoor...en 'n goeie soldaat.
In elk geval, Castor, dis jou beurt om daardie huis te gaan dophou. Dit sal jou besig hou.






CASTOR LOOP ALLEEN VERDER, TOT HY DIE GEBOUE DUIDELIK KAN SIEN.
Die majoor kan maklik praat. Ek verlang terug...miskien nie so veel na Kuba nie, maar na Juanita. Sal sy nog vir my wag?
Castor het reg, majoor. Ek begin ook kriewelrig voel. Kom ons bestorm die huis en kry klaar.
Nee, kameraad! Ons doen die ding op my manier. Ek het vrede met die oubaas en sy dogter. My taak is om die Grensvegter dood te maak.


CASTOR IS NIE BAIE WAAKSAAM NIE. JUANITA VUL SY BREIN...EN DIE VERLANGE NA EN TWYFEL OOR HAAR OORHEERS SY GEDAGTES.
Wel, dis dan dit...




VEGTER PRAAT BAIE SAG...
Hierso, kêrel!
CASTOR SKRIK HOM BOEGLAM.
Dis hý!
DAARDIE DODELIKE GOOIBYL WOER DEUR DIE LUG...


EN CASTOR STERF VINNIG...MET 'N LAASTE GEDAGTE DAT HY JUANITA NIE WEER SAL SIEN NIE...
Die oormag het met een gekrimp.
IN DIE HUIS IS DAAR 'N NUWE WENDING...
Wat doen jy nou, Trix?




Dis te stil daar buite, Pa...en hy is alleen.
Maar jy kan mos nie alleen gaan nie! Dis te gevaarlik!
Ek gaan, Pa. Hy het my dalk nodig.
Maar wag dan vir my!


Ek het darem aan minstens vier oorloë deelgeneem, en jy nog nie aan een nie.
Dan is vandag my eerste, Pa.
Kom dan, laat ons loop.




HULLE LOOP STADIG, VERSIGTIG, EN JOCK LE CRUZ, GEBORE VELDK
WAT HY IS, SNY VEGTER SE SPOOR.
DIS DAN OOK HÝ WAT DIE STIL LIGGAAM EERSTE SIEN.


Dis een van daar-
die Kubane...
Wat beteken
dit, Pa?




Hy het homself in
Rocco vasgeloop.
Hemel!


Kom, maar hou jou
oë en ore oop.


INTUSSEN...
Kom ons gaan hou die huis ook dop.
Enigiets, majoor, solank ons nie net hoef te sit en ginnegaap nie.
VEGTER KON DADELIK BEGIN SKIET HET, MAAR HY BESLUIT ANDERS.
Majoor Barak...




Dis hy! Skiet, kamerade!
MAAR DIS VEGTER WAT DIE EERSTE STOMP SARSIE LOS.


Maar dis skielik so verskrik-
lik stil. Wat dink Pa?


Ek dink dis Rocco wat
geskiet het, kindjie.




Nie meer praat nie...nou
net kyk en luister...en as
daar geskiet moet word,
skiet eerste en stel later
vrae.


Sien jy iets,
Machel?
Niks...


Kom ons verander van posisie...
Komaan...




'N ENT VERDER HURK HULLE...EN WAG, EN LUISTER...
TWINTIG SEKONDES LATER...


MAAR HULLE IS WEER TYDELIK UIT VEGTER SE GESIGSVELD, EN HY SKIET NIE.
Die einde is naby...
Hy is daar... ek voel dit aan...




Ek het ver gekom om hom te dood...vandag is die dag!
Daar's hy!


DIE KOEËLS SOEK HOM, MAAR TREF NIE...
Net twee...
Ek wil Barak nie skiet nie. Hy moet op 'n ander manier sterf.




VEGTER SKUIL AGTER 'N LAE BOSSIE...


Nou...




Hier!


O my hemel...
hy gaan skiet!


Haai, jy...!
HY SIEN DIE GRYSAARD...EN OM DIE EEN OF ANDER REDE SKRIK HY HOM BOEGLAM.
HY BEGIN HARDLOOP.
Nee...




Pa het mis geskiet...
Wie sou geskiet het?


Daar's hy!


HY AGTERVOLG HOM SONDER DAT HY DIT WEET.




Barak...


Jy het my gesoek, Barak...


DIE KUBAAN VEG TERUG...


Jy volg my van
ver af...


En ek het
jou gekry!


Julle het my gewond
...maar nou is ek reg.


Vandag sal jy sterf, Boerseun. Ek ken ŉ dolk...ek veg al van kindsbeen af met een.


Ons sal sien...




MAJOOR BARAK BLITS VORENTOE...


MAAR VEGTER IS EWE VINNIG EN BAIE RATSER.




Dan was dit julle
wat geskiet het...




Ons...ek en Pa...het maar
net gedink...jy het dalk
hulp nodig.


Baie dankie daarvoor...maar
julle kon dood gewees het. Ek
...ek is hieraan gewoond.




Gedruk en uitgegee deur die eienaars, Republikeinse Pers (Edms) Bpk., Suidkusweg 1322, Durban en versprei deur Republikeinse Nuusagentskap, Empirewegverlenging 8, Auckland Park, Johannesburg

